# Die met helder witte klere

**597**



Dié met hel - der wit - te kle - re



staan daar voor die Heer se troon.



Voor die ho - ë God en He - re,



dáár ver-skyn hul won - der - skoon.



Wie is hul, en waar - van - daan?



Hoe kan hul so stra-lend staan?

1 2 3 4 5

X Lied :

2

Dié ontelbaar-grote skare,
so vol vreugde om die Lam,
kom uit alle volke, nasies,
elke taal en elke stam -
met hul klere rein gewas
en bevry van elke las.

3

Hulle het as martelare
eens met woord en daad getuig,
daarom dat hul, hart en hande,
nou met vreugdesange juig.
Uit verdrukking kom hul in;
met die Lam het hul oorwin.

4

En geen honger, dors of hitte
sal hul ooit weer smart laat ly.
En die Lam is hul verkwikking,
sodat, in Gods heil verbly,
en met trane afgevee,
hul aan Hom die eer kan gee.

5

Wonderbaar is u beskutting
as ons lewe in u vrees!
In u waarheid is bevryding,
Vader, Seun en Heil'ge Gees.
Hou ons tot u lof bereid,
nou en tot in ewigheid!